4. Om plan- en syaansigte van 3-dimensionele voorwerpe volgens skaal te teken
5. Om die beginsel van translasie en geskikte notasies te leer

Getalle - waar kom hulle vandaan?

# WISKUNDE

# Graad 9

# GETALLE

# Module 1

# GETALLE – WAAR KOM HULLE VANDAAN?

KLASWERK

1. Ons noem die versameling natuurlike getalle $N$, en ons skryf die versameling so neer: $N = \{ 1 ; 2 ; 3 ; \ldots \}$

1.1 As jy enige twee natuurlike getalle bymekaartel, is jou antwoord altyd weer ’n natuurlike getal? Hoe sal jy te werk gaan om iemand te oortuig dat dit wel so is?

1.2 Vermenigvuldig enige twee natuurlike getalle. Is die antwoord ook altyd ’n natuurlike getal?

1.3 Trek nou enige natuurlike getal van enige ander natuurlike getal af. Beskryf al die moontlike soorte antwoorde wat jy kan verwag. Probeer neerskryf hoekom dit gebeur.

2. Om voorsiening te maak vir die antwoorde wat jy in 3.1 teëgekom het, moet ons die getallestelsel uitbrei na die heelgetalle, wat die natuurlike getalle insluit. Hulle word voorgestel deur die simbool $Z$ en hier is een manier om hulle neer te skryf: $Z = \{ 0 ; \pm 1 ; \pm 2 ; \pm 3 ; \ldots \}$

2.1 Voltooi die volgende definisies deur neer te skryf wat in die hakies moet kom:

- Telgetalle $N_0 = \{$.........................$\}$
- Heel getalle $Z = \{$........................$\}$ op ’n tweede manier!

3. As jy enige heelgetal deur enige ander heelgetal

(behalwe 0) deel, kry jy altyd weer ’n heelgetal?Om voorsiening te maak vir hierdie antwoorde, moet ons die getallestelsel weer uitbrei; hierdie keer na die rasionale getalle:

3.1 *Q* (rasionale getalle) is al die getalle wat geskryf kan word in die vorm ab waar *a* en *b* heeltallig is, en b nie ’n nul is nie. Verduidelik baie mooi waarom *b* nie nul mag wees nie.

4. *Q*` (irrasionale getalle) is al die getalle wat nie as ’n breuk geskryf kan word nie, en dus nie in *Q* is nie. As ’n mens *Q* en *Q*` saamvoeg dan kry jy die reële getalle, *R*.

4.1 Skryf neer wat jy dink in die versameling *R*` is. Ons noem hulle nie-reëel.

einde van KLASWERK

Knoopskrif is dikwels in die antieke tyd in verskeie wêrelddele gebruik. Dit was ’n manier om goed, veral getalle, te onthou deur knope te maak in ’n tou. Die gebruike wissel vanaf eenvoudige stelsels waar een knop een item voorgestel het, tot ingewikkelde maniere om van plekwaardes gebruik te maak. Deur verskillende kleure tou te gebruik, kan meer as een stelsel getalle saam voorgestel word. Die Inkas se naam vir hierdie stelsel was *quipu*.

HUISWERKOPDRAG

1. Die tabel bevat nie ’n nul nie. Hoe belangrik is dit dat ons ’n nul moet hê? Dink aan al die goed wat ons nie sal kan doen sonder ’n nul nie.

2. Vind uit wat die naam is vir die versameling getalle wat jy sal kry as jy $R$ en $R$` saamvoeg. Kan jy enigiets meer van hulle sê?

3. Ontwerp jou eie stel natuurlike getalsimbole soos dié in die vorige tabelle. Vul hulle in en wys hoe jy enige getal kan skryf met jou simbole. Dink nou nuwe tekens uit om + en – en × en □ te vervang, en maak dan ’n paar sommetjies om jou werk duidelik te maak.

einde van HUISWERKOPDRAG

VERRYKINGSOPDRAG

Maak kennis met rasionale getalle

- Bevestig die volgende antwoorde op jou eie sakrekenaar:
- Onthou om die berekenings in die regte volgorde te doen.

1. 2 + 3 □ 100 + 1 + 1 □ 10 = 3,013

Is 3,013 ’n rasionale getal? Ja, want ons kan so maak:

3,013 = 31+131 000 = 3 0001 000+131 000 = 3 000+131 000 = 3 0131 000

Jy kan dit maklik sommer direk neerskryf. Skryf neer presies wat die metode is.

2. 3 + 2 □ 3 – 1 + 1 □ 3 = 2,333 . . . = $2,\dot{3}$ Dis ook ’n rasionale getal:

Stel $x$ = 2,333 . . .

□ 10$x$ = 23,333 . . .

Trek af: 9$x$ = 21

□ x=219

3. 6 + 9 □ 22 – 2 + 3 □ 11 = 4,1363636 . . . = $4,1\dot{3}\dot{6}$

Is $4,1\dot{3}\dot{6}$ ’n rasionale getal? Ja, maak so:

Stel $x$ = 4,1363636 . . . □10$x$ = 41,3636 . . . en □1000$x$ = 4136,3636 . . .

Trek nou die laaste twee af: 1000$x$ – 10$x$ = 4136,3636 . . . – 41,3636 . . .

□ 990$x$ = 4095 Los op: x=4095990=9122

Maklik, nè?

4. Maar ons kan slegs *eindige* desimale breuke en *repeterende* desimale breuke in die vorm ab skryf.

4.1 Hier volg 'n paar irrasionale getalle (wat sê jou sakrekenaar?):

π 2113 3,030030003000030…

4.2 Hierdie drie is egter NIE irrasionaal nie.

Verduidelik waarom nie: 22725273

4.3 Skryf die volgende getalle in die vorm ab:

4.3.1 1,553

4.3.2 0,56˙

4.3.3 30,341 {3˙41˙

4.3.4 2,427 {2˙7˙

einde van VERRYKINGSOPDRAG

Hoe werk 'n mens akkuraat?

KLASOPDRAG

1. Vereenvoudig die getalle by elke vraag,indien nodig, en vul die gegewe getalle in op die beste plekke op die gegewe getallelyn.

1.1 6 ; 2 ; 4 ; 1 ; 5+2 ; 9–1 ; 3,0 ; 0,00 ; 5,0000

0 8

1.2 2 ; 5 ; –3 ; –4 ; 3–3 ; –1

–5 5

1.3 $\frac{1}{4}$ ; $\frac{2}{3}$ ; $\frac{1}{5}$ ; $\frac{2}{2}$ ; 0,2+1 ; 1,75 ; 0,666 ; 1,000

0 2

1.4 $\frac{14}{2}$ ; $-\frac{5}{2}$ ; $\frac{3}{2}-12$ ; 5,55 ; $-8+\frac{7}{5}$ ; –2,5 ; –5,5

1.5 $\sqrt{9}$ ; $-\sqrt{9}$ ; $\sqrt{36}-1$ ; $\sqrt{1}$ ; $-\sqrt{4}$ ; $\frac{\sqrt{16}}{2}$ ; $\sqrt{\frac{9}{4}}$ ; $\sqrt{0}$

–10 10

1.6 $\sqrt{4}$ ; $\sqrt{9}$ ; $\sqrt{16}$ ; $\sqrt{25}$ ; $\sqrt{36}$ ; $\sqrt{32}$ ; $\sqrt{6}$ ; $\sqrt{20}+1$

0 8

einde van KLASOPDRAG

VERRYKINGSOPDRAG

Ongelykhede – woorde vertaal in wiskunde

1. Die getallelyn sê iets baie belangriks vir ons: enige getal wat *links* van ’n ander getal op die getallelyn lê, is kleiner as die ander een. As ’n getal *regs* van ’n ander getal lê, is hy groter as die ander getal.

Byvoorbeeld op die getallelyn is 4,5 links van 10, dus is 4,5 kleiner as 10. So word dit wiskundig geskryf: $4{,}5 < 10$.

- –3 is links van 5, dus is –3 kleiner as 5. In wiskundige taal: $-3 < 5$
- 6 is regs van 0, dus is 6 groter as 0 en ons skryf: $6 > 0$ of $0 < 6$, want 0 is kleiner as 6.

Watter getalle is dan gelyk aan mekaar? Sekerlik 6 □ 3 en 4 ! Dus: 6 □ 3 = 4.

1.1 Gebruik < of > of = tussen die volgende pare getalle, sonder om die twee getalle om te ruil:

5,6 en 5,7

$3 + 9$ en $4 \times 3$

–1 en –2

3 en –3

273 en 15

2. Ons gebruik dieselfde tekens as ons met veranderlikes (soos $x$ of $y$, ens.) werk in plaas van met konstantes.

As ons byvoorbeeld van al die getalle groter as 3 wil praat, dan kan ons $x$ gebruik vir *al* daardie getalle (daar is natuurlik ontelbaar baie van hulle: 3,1 en 3,2 en 3,34 en 6 en 8 en 808 en 1 000 000 ens). Dan is dit: $x > 3$.

- Al die getalle kleiner as 0: $x < 0$. Soos: –1 en –

1,5 en –3,004 en –10 ens.

- Getalle groter of gelyk aan 6: $x \geq 6$. Skryf vyf van hulle neer.
- Al die getalle kleiner of gelyk aan –2: $x \leq -2$. Gee drie voorbeelde.

2.1 Gebruik die veranderlike *y* en skryf ongelykhede vir die volgende beskrywings:

Al die getalle groter as –13,4

Al die getalle kleiner of gelyk aan π

3. Ons brei die gedagte verder uit:

- Al die getalle tussen 4 en 8: $4 < x < 8$. Ons kan ook sê: *x* lê tussen 4 en 8.
- Getalle groter as –3 en kleiner of gelyk aan –0,5: $-3 < x \leq -0{,}5$.
- *A* is groter of geluk aan 16 en kleiner of gelyk aan 30: $16 \leq A \leq 30$.

Dit die beste om die getalle in die volgorde te skryf soos hulle op die getallelyn voorkom, naamlik die klein getal links en die grote regs. Dan kies jy net óf $<$ óf $\leq$.

3.1 Skryf drie beskrywings in woorde, en dan skryf jy en 'n maat mekaar se sinne as ongelykhede.

Ongelykhede – grafiese voorstellings

- Ons gebruik weer voorbeelde 2 en 3 hierbo, maar nou teken ons diagramme.




2.1 Teken self die diagramme vir die twee vrae.




3.1 Teken weer jou eie diagramme.

einde van VERRYKINGSOPDRAG

GROEPOPDRAG

1. NOU MAG SAKREKENAARS NIE GEBRUIK WORD NIE – MOENIE SOMME MAAK NIE. MAAK 'N SKATTING (DIE BESTE WAT JY KAN) EN VUL DAN JOU SKATTING AS ANTWOORD IN. Hierdie opdrag werk net soos die vorige; maar elkeen moet sy eie geskikte getallelyn teken en dan die gegewe

waardes daarop invul. Vir elke getal moet elkeen eers alleen werk, en dan besluit die groep saam wat die beste antwoord is. Hierdie antwoord word dan op die groep se getallelyn ingevul. Hierdie groeppoging word ingehandig om nagesien te word.

1.1 –8 ; 12 ; 5–11 ; 4 + 0 – 412 ;
369 + 124 + 2211 + 1 ; 814 ; 4 + 9 ; 6 + 1 ; 273

1.2 2.5 – ½ ; 13 ; 113 ; 56 – 26 ; 0,5 ; 0,05 ; 0,005

1.3 3 ; 3,5 ; 3,14 ; 22 ÷ 7 ; 355 ÷ 113 ; π

einde van GROEPOPDRAG

- Hierdie taak word volgens die volgende assesseringskaal beoordeel:

| VAARDIGHEID | nie bemeester 1 | gedeeltelik bemeester 2 | voldoende bemeester 3 | uitstekend bemeester 4 |
|---|---|---|---|---|
| Skatting korrek | | | | |
| Rangskikking in volgorde | | | | |
| Spasiëring korrek | | | | |

KLASWERK

1. Natuurlik kan 'n mens enige getal op baie maniere neerskryf:

- 4 en 8 □ 2 en 1 + 3 en 6 – 2 en 16 en 2 × 2 is dieselfde getal!
- 0,5 en 510 en 918 en 50100 en 14 en 416 is dieselfde.

1.1 Is 1 □ 3 gelyk aan $1{,}\dot{3}$? Wat van $1{,}3\dot{3}$? En 1,33 of 1,333 of 1,3?

1.2 Is 5 dieselfde as 2,2? Of 2,24? Of 2,236? Of 2,2361? Of dalk 2,2360? Bespreek.

1.3 Is 3 en 3,5 en 3,14 en 22 ÷ 7 en 355 ÷ 113 dieselfde as π ? Neem 'n besluit.

2. Ons kan nie elke keer 3,14159265358979323846 26 . . . neerskryf as ons van π gebruik wil maak nie. Waarom nie?

As ek moet neerskryf *presies* wat π is, dan moet ek π skryf! Die ander getalle in vraag 1.3 is net *ongeveer* gelyk aan π. Maar as ek π in 'n berekening moet gebruik en 'n antwoord gee, dan moet ek korrek kan **afrond**.

So lyk π as dit afgerond word tot verskillende *grade van akkuraatheid*:

1 desimale plek: 3,1

2 desimale plekke: 3,14

3 desimale plekke: 3,142

4 desimale plekke: 3,1416

5 desimale plekke: 3,14159

6 desimale plekke: 3,141593

- Maak *nou* seker dat jy presies weet hoe om getalle korrek af te rond.

3. Vereenvoudig en rond die volgende waardes af, korrek tot die aantal desimale plekke wat in die hakies gegee word.

3.1 3,1 □ 3 (2) 3.2 2 $\times$ 2 2) 3.3 5 $\times$ $\pi$ (2)

3.4 4,5 $\times$ 7 (0) 3.5 1,000008 + 25 □ 10000 (1)

einde van KLASWERK

KLASWERK

1.1 Hoeveel ure is daar in 17 weke? 24 $\times$ 7 $\times$ 17 = 2 856 uur

1.2 Hoeveel minute is daar in 'n week? 60 $\times$ 24 $\times$ 7 = 10 080 minute

1.3 Is dit net so maklik om te bereken hoeveel ure daar in 135 maande is? Bespreek die vraag in ’n groep en besluit watter probleme ons moet oplos voor ons die som kan maak.

1.4 Hoeveel jare is daar in 173 maande? 173 □ 12 $= 14{,}4166\ \dot{6} \approx 14{,}42$ jaar

- Die $\approx$ teken beteken “benaderd gelyk aan” en word partymaal gebruik om aan te toon dat die waarde afgerond is. Dit word nie baie gebruik nie, maar dis ’n goeie gewoonte.

2. Waarom word daar in vraag 1.1 en vraag 1.2 *vermenigvuldig*, en in vraag 1.4 *gedeel*?

3. Hoeveel sekondes is daar in ’n eeu? Dit gaan dalk ’n rukkie neem voor jy ’n antwoord het! Hoe sal jy weet of jou antwoord betroubaar is?

4.1 Daar is eenduisend meter in ’n kilometer, dus kan ons sê dat een meter gelyk is aan 0,001 kilometer. Een meter = 1 □ 1 000 kilometer of 1 m $= 11000\text{km}$

4.2 Daar is een duisend millimeter in ’n meter: 1 mm $= 11000 \times 1000\text{km} = 0{,}000\ 001$ km

4.3 Daar is een duisend mikrometer in ’n millimeter: 1 µm $= 0{,}000\ 000\ 001$ km. (µ is ’n Griekse letter – mu.)

5. Net soos ons baie groot getalle meer gerieflik in *wetenskaplike notasie* geskryf het, skryf ons baie klein getalle ook in wetenskaplike notasie. Hier volg 'n klompie voorbeelde van beide. Maak seker dat jy kan omskakel van gewone getalle na wetenskaplike notasie en andersom. Sakrekenaars maak ook van 'n soort wetenskaplike notasie gebruik. Hulle verskil en jy moet dus seker maak dat jy verstaan hoe jou eie sakrekenaar baie groot of klein getalle hanteer.

5.1 1 µm = 0,000 000 001 km Dus is 1 µm = $1{,}0 \times 10^{-9}$ km

- Die definisie van 'n *ligjaar* is die afstand wat lig in een jaar aflê. Omdat lig so vinnig beweeg, is dit 'n baie groot afstand. 'n Ligjaar is ongeveer $9{,}46 \times 10^{12}$ km. Skryf hierdie waarde in gewone notasie.
- 'n Elektron se massa is ongeveer 0,000 000 000 000 000 000 000 000 000 91 g . Hoe lyk hierdie getal in wetenskaplike notasie?

5.2 Die materiaal van 'n gewone laken het ongeveer drie drade per millimeter, beide kruis en dwars. Neem aan dat 'n dubbelbedlaken 2 × 2 vierkante meter groot is. Dit beteken dat daar $6{,}0 \times 10^{3}$ drade kruis en $6{,}0 \times 10^{3}$ drade dwars is. Dit is . . . . . . . . . . . . . . .(vul in) drade in totaal – elk ongeveer 2 m lank. Bereken nou hoeveel kilometer drade daardie laken bevat. Meet vanaand jou kussingsloop en maak dieselfde berekening daarvoor.

5.3 Daar is ongeveer $1 \times 10^{-5}$ liter water in ’n gemiddelde reëndruppel. Op party plekke in Suid Afrika reën dit ongeveer 1 meter per jaar. Op een hektaar is dit ongeveer $1 \times 10^{12}$ druppels per jaar. Op ’n groterige stad is dit omtrent $6 \times 10^{16}$ reëndruppels per jaar – ongeveer $1 \times 10^{7}$ druppels vir elke man, vrou en kind op aarde. Hoeveel liter elk is dit?

5.4 Bereken: (laat antwoorde in wetenskaplike notasie)

5.4.1 $3{,}501 \times 10 - 59{,}5 \times 10 - 8 + 4{,}3 \times 10 - 11$ 5.4.2 $3{,}5 \times 106 + 1{,}4 \times 10 - 173{,}5 \times 106 - 1{,}4 \times 10 - 17$

einde van KLASWERK

Ons gebruik voorvoegsels wat meestal uit Grieks en Latyn kom om eenhede name te gee. Die standaardeenheid van lengte is een *meter*. As ons van tien meter praat, kan ons daardie lengte een dekameter noem; honderd meter is ’n hektometer en, natuurlik, ’n duisend meter is ’n kilometer. Een tiende van ’n meter is ’n desimeter; een honderdste van ’n meter is ’n sentimeter en een duisendste van ’n meter is ’n millimeter. Daar is nog ander voorvoegsels – kyk hoeveel van hulle jy kan opspoor.

Jou rekenaarvriende sal hopelik kan bevestig dat in rekenaartaal ’n “kilobyte” in werklikheid 1 024 “bytes” is. (Die Afrikaanse woord vir “byte” is *greep*

– dus is ’n kilobyte eintlik ’n kilogreep.) Nou, hoekom is dit 1 024 grepe en nie 1 000 grepe nie? Die antwoord lê opgesluit in die feit dat rekenaars in die binêre stelsel werk en nie, soos ons, in die desimale stelsel nie. Snuffel die antwoord self uit.

## Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| LU 1 |
| Getalle, Bewerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| Ons weet dit as die leerder: |
| 1.1 die historiese ontwikkeling van getallestelsels in ’n verskeidenheid historiese en kulturele kontekste (insluitend plaaslik) kan beskryf en illustreer; |
| 1.2 rasionale getalle (insluitend baie klein getalle in wetenskaplike notasie) herken, gebruik en kan voorstel en gemaklik tussen ekwivalente vorms in geskikte kontekste kan beweeg; |
| |

1.3 probleme in konteks kan oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om bewustheid by leerders te onwikkel van ander leerareas sowel as van menseregte, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies soos:

1.3.1 finansiële kontekste (insluitend wins en verlies, begrotings, rekeninge, lenings, enkelvoudige en saamgestelde rente, huurkoop, wisselkoers, kommissie, verhuring en die bankwese);

1.3.2 metings in die konteks van Natuurwetenskappe en Tegnologie;

1.4 probleme oor verhouding, koers en eweredigheid (direkte en omgekeerde) oplos;

1.5 skat en bereken deur geskikte bewerkings vir probleme te kies en te gebruik en die redelikheid van resultate te beoordeel (insluitend meetprobleme wat rasionale benaderings van irrasionale getalle behels);

1.6 ’n verskeidenheid tegnieke en instrumente (insluitend tegnologie) gebruik om berekeninge doeltreffend en met die nodige mate van akkuraatheid te doen, insluitende die volgende reëls en betekenisse van eksponente (leerders behoort in staat te wees om hierdie reëls en betekenisse slegs in berekeninge te gebruik):

1.6.1 $x^n \times x^m = x^{n+m}$

1.6.2 $x^n \div x^m = x^{n-m}$

1.6.3 $x^0 = 1$

1.6.4 $x^{-n} = \frac{1}{x^n}$

1.7 die eienskappe van rasionale getalle herken, beskryf en gebruik.

## Memorandum

TOETS: GETALLESTELSELS DATUM:NAAM:

Aan watter versameling (s) behoort elke getal? Vereenvoudig die getalle, indien nodig, en voltooi dan die tabel deur kruisies onder alle gepaste kolomopskrifte te maak.

| | VEREENVOUDIG | N | $N_0$ | Z | Q | $Q'$ | R | $R'$ |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $-\sqrt{9}$ | | | | | | | | |
| 5 | | | | | | | | |
| $\frac{355}{113}$ | | | | | | | | |
| $-\sqrt{11}$ | | | | | | | | |
| $\sqrt{-16}$ | | | | | | | | |
| $-18+22$ | | | | | | | | |
| 0 | | | | | | | | |
| $\frac{1}{\sqrt{3}}+\frac{1}{\sqrt{5}}$ | | | | | | | | |
| $\frac{3}{4}$ | | | | | | | | |
| $1+\sqrt{10}$ | | | | | | | | |
| -25 | | | | | | | | |
| $-12 \div 2$ | | | | | | | | |
| $\frac{\sqrt{5}}{5}$ | | | | | | | | |
| $4-\sqrt{16}$ | | | | | | | | |

## TOETS – Memorandum

| | VEREENVOUDIG | N | $N_0$ | Z | Q | Q' | R | R' |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $-\sqrt{9}$ | $-3$ | | | x | x | | x | |
| $5$ | | x | x | x | x | | x | |
| $\frac{355}{113}$ | | | | | x | | x | |
| $-\sqrt{11}$ | | | | | | x | x | |
| $\sqrt{-16}$ | | | | | | | | x |
| $-18+22$ | $4$ | x | x | x | x | | x | |
| $0$ | | | x | x | x | | x | |
| $\frac{1}{\sqrt{5}}+\frac{1}{\sqrt{5}}$ | $\frac{2}{\sqrt{5}}$ | | | | | x | x | |
| $\frac{3}{4}$ | | | | | x | | x | |
| $1+\sqrt{10}$ | | | | | | x | x | |
| $-25$ | | | | x | x | | x | |
| $-12 \div 2$ | $-6$ | | | x | x | | x | |
| $\frac{\sqrt{5}}{5}$ | | | | | | x | x | |
| $4-\sqrt{16}$ | $0$ | | x | x | x | | x | |

Memoranda

KLASOPDRAG

1.1 Ja; enige informele “bewys” is aanvaarbaar.

1.2 Soos 1.1

1.3 Nou kom nul en negatiewe getalle te voorskyn. Die verduideliking is nie ter sake nie – slegs die feit dat die leerder daaroor dink.

2.1 $N_0$ = {0 ; 1 ; 2 ; . . . } en $Z$ = { . . . –3 ; –2 ; –1 ; 0 ; 1 ; 2 ; 3 ; . . .}

3 Nou kom breuke ook te voorskyn. Maak duidelik dat heelgetalle ook as breuke geskryf kan word, en dat dit dikwels handig is om dit so te doen.

4.1 Nie alle leerders sal hier sukses behaal nie. *R*` is die antwoorde wat ons kry as ons die vierkantswortel (onder andere) van 'n negatiewe getal neem.

TAAK

2. Wys leerders daarop dat nul ontbreek uit die tabel.

HUISWERKOPDRAG

1. Beklemtoon dat nul benodig word:

Die konsep van plekwaardes is streng afhanklik van die waarde nul.

Dit skei negatiewe en positiewe getalle.

Dit stel “niks” voor.

Dit word algebraïes gedefinieer as $a + (-a)$.

Mens kan hier vertel dat die gedagte en simbolisering van nul uit die Ooste gekom het.

2. Komplekse getalle – nie veel kan van die meeste leerders verwag word nie.

As die simbool $i$ gebruik word vir $-1$, dan kan ons nie-reële getalle as volg voorstel: $-12 = 2-3 = 23\times -1 = 23-1 = 23\text{i}$

$3 + 5i$ en $2{,}5 - 16i$ is voorbeelde van nie-reële getalle, en hulle bestaan uit twee dele elk: ‘n reële deel en ‘n nie-reële deel. Die belangrikste gevolge hiervan is dat die rekenkundige bewerkings versigtig benader moet word, en dat hierdie getalle nie in volgorde gerangskik kan word nie!

3. Enige redelike antwoord kan aanvaar word. Dit sal dalk goed werk as die leerders mekaar se getallestelsels beoordeel.

VERRYKINGSOPDRAG

As daar geleentheid is, kan hierdie werk met ‘n sterk klas deurgewerk word.

4.1 Nie-repeterend; alhoewel 3,03003000300003… ‘n patroon het, repeteer hy

nie!

4.2 Beklemtoon dat die eerste een NIE gelyk is aan π nie. Die ander twee moet ordentlik vereenvoudig word.

4.3.1 15531000

4.3.2 5190

4.3.3 30311999

4.3.4 2403990

KLASOPDRAG

Hierdie oefening is bedoel om die leerders meer insig te gee in onvereenvoudigde waardes sodat hulle kan begin skat wat die groottes is. Die belangrikste werk is om die vereenvoudigings reg te doen. Daarna moet die waardes ten minste in die regte volgorde gerangskik word. As die spasies tussen die getalle redelik in verhouding is, is dit 'n bonus. Die volgorde word hier aangedui:

1.1: 0,00 ; 1 ; 2 ; 3,0 ; 4 ; 5,0000 ; $5+2$ ; 6 ; 9–1

1.2: –4 ; –3 ; –1 ; 3–3 ; 2 ; 5

1.3: 15 ; 14 ; 0.666 ; 23 ; 22 ; 1,000 ; $0,2+1$ ; 1.75

1.4: $32-12$ ; $-8+75$ ; –5,5 ; $-52$ ; –2,5 ; 5,55 ;

1.5: $-9$ ; $-4$ ; 0 ; 1 ; 94 ; 162 ; 9 ; 36–1

1.6: 4 ; 6 ; 9 ; 16 ; 25 ; 20 + 1 ; 32 ; 36

VERRYKINGSOPDRAG

1.1: 5,6 $<$ 5,7

3 + 9 = 4 × 3 –1 > –2 3 > –3 273 < 15

2.1: $y > -13{,}4$




GROEPOPDRAG

Hier word vereenvoudigde waardes in die oorspronlike volgorde gegee:

1.1 –8 ; 12 ; –6 ; 2 ; 10 ; 3 ; 5 ; 3,44… ; 3

1.2 2 ; 0,3… ; 1,3… ; 0,5 ; 0,5 ; 0,05 ; 0,005

1.3 3 ; 3,5 ; 3,14 ; 3,142857… ; 3,1415929… ; 3,1415926… (die laaste is π)

Hier is die waardes in die korrekte volgorde:

1.1 –8 ; –6 ; 2 ; 3 ; 3,44… ; 5 ; 10 ; 12

1.2 0,005 ; 0,05 ; 0,3… ; 0,5 ; 1,3… ; 2

1.3 3 ; 3,14 ; π ; 3,1415929… ; 3,142857…

KLASWERK

Hierdie oefening is ontwerp om ‘n gevoel vir die gevolge van afronding (benaderde antwoorde) te ontwikkel. Dikwels vertrou leerders hulle sakrekenaarantwoorde sonder om enige dinkwerk te doen.

1.1 Dit gaan om die notasie sowel as die aantal desimale plekke.

1.2 Net soos 1.1

1.3 Beklemtoon weereens dat benaderings tot π nie *gelyk* is aan π nie.

Bespreek gerus die term “benaderd gelyk aan”.

3. Antwoorde: 1,03 ; 2,83 ; 15,71 ; 12 ; 1,0 (die nul moet daar wees).

KLASWERK

Baie leerders vind omskakelings moeilik – hier sal dalk heelwat hulp en raad nodig wees.

1.3 Nie alle maande is ewe lank nie; dus sal eenvoudige vermenigvuldiging nie die beste antwoord gee nie. Die belangrikste is om uit te vind watter maande ter sprake is – en moenie van skrikkeljare vergeet nie!

1.4 Hoekom is daar deling ter sprake? Help om strategieë te ontwikkel.

3. Dieselfde probleme as by 1.3 kon na vore. Die antwoord kan wel benader word. Verduidelik hoekom dit aanvaarbaar is. Hierdie antwoord is ‘n motivering om binnekort van wetenskaplike gebruik te maak: ≈ 3 157 056 000 sekondes.

5.1 $9{,}1 \times 10^{28}$ 5.2 24 km 5.3 100 liter

- Onthou jy nog hoe eksponente werk? Skryf neer wat “drie tot die mag sewe” beteken. Wat is die grondtal? Wat is die eksponent? Kan jy mooi verduidelik wat ’n mag is?
- Hierdie deel het baie voorbeelde met getalle; gebruik jou sakrekenaar om hulle uit te werk sodat jy vertroue in die metodes kan ontwikkel.

1. DEFINISIE

$2^3 = 2 \times 2 \times 2$ en $a^4 = a \times a \times a \times a$ en $b \times b \times b = b^3$

ook

$(a+b)^3 = (a+b) \times (a+ b) \times (a+b)$ en $23^4 = 23 \times 23 \times 23 \times 23$

1.1 Skryf die volgende uitdrukkings in uitgebreide vorm:

$4^3$ $(p+2)^5$ $a^1$ $(0{,}5)^7$ $b^2 \times b^3$

1.2 Skryf hierdie uitdrukkings as magte:

$7 \times 7 \times 7 \times 7$ $y \times y \times y \times y \times y$ $-2 \times -2 \times -2$ $(x+y) \times (x+y) \times (x+y) \times (x+y)$

1.3 Antwoord sonder om dit uit te werk: Is $(-7)^6$ dieselfde as $-7^6$ ?

- Gebruik nou ’n sakrekenaar en kyk of die twee

waardes dieselfde is.

- Vergelyk ook die volgende pare deur eers te raai wat die antwoord gaan wees, en dan met jou sakrekenaar te kyk hoe goed jy geskat het.

$-5^2$ en $(-5)^2$ $-12^5$ en $(-12)^5$ $-1^3$ en $(-1)^3$

- Jy behoort nou 'n goeie idee te hê hoe hakies antwoorde beïnvloed – skryf dit neer sodat jy dit sal onthou en in die toekoms kan gebruik wanneer die probleme moeiliker word.

- Ons som hierdie deel op in 'n definisie:

$a^r = a \times a \times a \times a \times \ldots$ (daar moet *ra*'s wees, en *r* moet 'n natuurlike getal wees)

- Van nou af moet jy die belangrikste magte begin memoriseer:

$2^2 = 4$; $2^3 = 8$; $2^4 = 16$; ens. $3^2 = 9$; $3^3 = 27$; $3^4 = 81$; ens. $4^2 = 16$; $4^3 = 64$; ens.

Die meeste eksponentsomme moet sonder 'n sakrekenaar gedoen word.

2 VERMENIGVULDIGING

- Onthou jy nog dat $g^3 \times g^8 = g^{11}$ ? Kernwoorde: vermenigvuldig; dieselfde grondtal

2.1 Vereenvoudig: (moenie uitgebreide vorm gebruik nie).

$7_7 \times 7_7$ $(-2)_4 \times (-2)_{13}$ $(\frac{1}{2})_1 \times (\frac{1}{2})_2 \times (\frac{1}{2})_3$ $(a+b)_a \times (a+b)_b$

- Ons vermenigvuldig magte met enerse grondtalle volgens hierdie reël:

$a_x \times a_y = a_{x+y}$ook = axay = ayaxax + y, bv. 814 = 84 × 810

3. DELING

- 4642 = 46 − 2 = 44 is hoe dit werk. Kernwoorde: deel; dieselfde grondtal

3.1 Probeer hierdie: a6ay323321a + bpa + b12a7a7

- Die reël wat ons gebruik vir deling van magte is: axay = ax − y.

Ookax − y = axay, bv. a7 = a20a13

4. VERHEFFING VAN ’n MAG TOT ’n MAG

- bv. 324 = 32 × 4 = 38.

4.1 Doen die volgende:

$(a^a)^5$ ; $\left(\left(\frac{1}{3}\right)^7\right)^5$ ; $(0,4^a)^b$ ; $(x^a)^a$ ; $(6^5)^{(a-1)}$

- Die reël werk so: axy = axyookaxy = axy = ayx, bv. 618 = 663

5. DIE MAG VAN ’n PRODUK

- So werk dit:

$(2a)^3 = (2a) \times (2a) \times (2a) = 2 \times a \times 2 \times a \times 2 \times a = 2 \times 2 \times 2 \times a \times a \times a = 8a^3$

- Dit word gewoonlik in twee stappe gedoen, nl.: $(2a)^3 = 2^3 \times a^3 = 8a^3$

5.1 Doen self hierdie: $(4x)^2$ $(ab)^6$ $(3 \times 2)^4$ $(\frac{1}{2} x)^2$ $(a^2b^3)^2$

- Dis duidelik dat die eksponent aan elke faktor in die hakies behoort.
- Hier is die reël: $(ab)^x = a^x b^x$ookapbp = abb bv. 143 = 2 × 73 = 2373en32 × 42 = 3 × 42 = 122

6. DIE MAG VAN ’n BREUK

- Dis baie dieselfde as die mag van ’n produk. ab3 = a3b3

6.1 Doen hierdie, maar wees versigtig: 23p − 223x2y32a − xb − y − 2

- Weer behoort die eksponent aan beide die teller en die noemer.
- Die reël: abm = ambmenambm = abmbv.

233 = 2333 = 827ena2xbx = a2xbx = a2bx

einde van KLASWERK

TUTORIAAL

- Pas hierdie reëls saam toe om die volgende uitdrukkings te vereenvoudig — sonder ’n sakrekenaar.

1. a5a7aa8

2. x3y4x2y5x4y8

3. a2b3c2ac22bc2

4. a3b2a3ab5b4ab3

5. 2xy × 2x2y42x2y32xy3

6. 23 × 22 × 278 × 4 × 8 × 2 × 8

einde van TUTORIAAL

Nog ’n paar reëls

KLASWERK

1 Beskou hierdie geval: = a5 − 3 = a2a5a3

- Bespreek nou hierdie twee probleme en maak nog twee reëls vir hierdie gevalle.

1.1 a3a3

1.2 a3a5

2. AS DIE EKSPONENT NUL IS

- Die antwoord van 1.1 is $a^0$ as ons die reël vir deling toepas.
- Ons weet egter goed dat die antwoord 1 moet wees, omdat ons teller en noemer dieselfde is.
- Dus kan ons sê dat *enige uitdrukking* met 'n eksponent wat nul is, gelyk aan 1 moet wees.
- Die reël sê: $a^0 = 1$ ook $1 = a^0$ . 'n Paar voorbeelde:

$3^0 = 1$ $k^0 = 1$ $(ab^2)^0 = 1$ $(n+1)^0 = 1$
a3bab220=1 en

$1 = (\text{enigiets})^0$ m.a.w. ons kan 'n 1 verander in iets wat ons pas, indien nodig!

3. AS DIE EKSPONENT NEGATIEF IS

- Kyk nou na vraag 1.2. Die antwoord is $a^{-2}$ . Maar wat beteken dit?
- a3a5=aaaaaaaa=1aa=1a2. Dus is die reël: a −x=1ax en andersom.
- Van nou af probeer ons om sover moontlik antwoorde slegs met positiewe eksponente te skryf.
- Ons kan ook sê: 1a−x=ax en andersom. Hier is belangrike voorbeelde:

ab 2 c − 3 = ab 2 c 3

2 x − m y = 2y x m
a 2 b − 5 a − 3 b 5 = a 2 a 3 b 5 b 5 = a 5 b 10

einde van KLASWERK

HUISWERKOPDRAG

- Vereenvoudig sonder ’n sakrekenaar en laat antwoorde sonder negatiewe eksponente.

1. x3y232x2y2xy4

2. x43xy26x2x3y2x7y3 × 4x2y42y

3. 5x3 − 53x

4. 2a2b5c3d22abc2d34abcd32

5. 6x2y22xy33x43xy

6. 2a23 + 12a30 − 8a6

7. x3y − 43 − 1x2y − 1 − 32xy32

einde van HUISWERKOPDRAG

KLASWERK

- Kom ons maak net gou seker dat ons veranderlikes met getalwaardes kan vervang.

1. Om die omtrek van ’n reghoek (sylengtes 17 cm en 13,5 cm) te bereken, gebruik ons die gewone formule:

- Omtrek = 2 [ lengte + breedte ]

- Maak eers hakies vir die veranderlikes: = 2 [ ( ) + ( ) ]
- Vul nou die waardes in: = 2 [ (17) + (13,5) ]
- Verwyder hakies en vereenvoudig = 2 [ 17 + 13,5 ]volgens gewone reëls: = 2 × 20,5
- Onthou die eenhede (indien daar is): = 41 cm

2. Wat is die waarde van x3y4x2y5x4y8 as $x = 3$ en $y = 2$ ?

- Daar is twee moontlikhede, vervang eers en vereenvoudig daarna *of* vereenvoudig eers en vervang daarna. Hier is albei metodes:

x3y4x2y5x4y8 = 33×24×32×2534×28 = 27×16×9×3281×128 = 3 × 2 = 6

x3y4x2y5x4y8 = x3x2y4y5x4y8 = x5y9x4y8 = x5−4y9−8 = $x \times y$ = (3) × (2) = 6

- Sonder foute sal die antwoorde eners wees.

3.1 Watter metode is volgens jou mening die maklikste en hoekom sê jy so?

3.2 Bereken die omtrek van ’n vierkant met sylengte

6,5 cm.

3.3 Bereken die oppervlakte van ’n reghoek met sylengtes 17 cm en 13,5 cm.

3.4 As a = 5 en b = 1 en c = 2 en d = 3, bereken die waarde van: 2a2b5c3d22abc2d34abcd32.

einde van KLASWERK

## Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| LU 1 |
| Getalle, Bewerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| Ons weet dit as die leerder: |
| 1.1 die historiese ontwikkeling van getallestelsels in ’n verskeidenheid historiese en kulturele kontekste (insluitend plaaslik) kan beskryf en illustreer; |
| 1.2 rasionale getalle (insluitend baie klein getalle in |

wetenskaplike notasie) herken, gebruik en kan voorstel en gemaklik tussen ekwivalente vorms in geskikte kontekste kan beweeg;

1.3 probleme in konteks kan oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om bewustheid by leerders te onwikkel van ander leerareas sowel as van menseregte, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies soos:

1.3.1 finansiële kontekste (insluitend wins en verlies, begrotings, rekeninge, lenings, enkelvoudige en saamgestelde rente, huurkoop, wisselkoers, kommissie, verhuring en die bankwese);

1.3.2 metings in die konteks van Natuurwetenskappe en Tegnologie;

1.4 probleme oor verhouding, koers en eweredigheid (direkte en omgekeerde) oplos;

1.5 skat en bereken deur geskikte bewerkings vir probleme te kies en te gebruik en die redelikheid van resultate te beoordeel (insluitend meetprobleme wat rasionale benaderings van irrasionale getalle behels);

1.6 ’n verskeidenheid tegnieke en instrumente (insluitend tegnologie) gebruik om berekeninge doeltreffend en met die nodige mate van akkuraatheid te doen, insluitende die volgende reëls en betekenisse van eksponente (leerders behoort in staat te wees om hierdie reëls en betekenisse slegs in berekeninge te gebruik):

1.6.1 $x^n \times x^m = x^{n+m}$

1.6.2 $x^n \div x^m = x^{n-m}$

1.6.3 $x^0 = 1$

1.6.4 $x^{-n} = \frac{1}{x^n}$

1.7 die eienskappe van rasionale getalle herken, beskryf en gebruik.

LU 2

Patrone, Funksies en AlgebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel, en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik.

Ons weet dit as die leerder:

2.8 die eksponentwette gebruik om uitdrukkings te vereenvoudig.

## Memorandum

Eksponente

TOETS

1. Wetenskaplike Notasie

1.1 Skryf die volgende waardes as gewone getalle:

1.1.1 $2{,}405 \times 10^{17}$

1.1.2 $6{,}55 \times 10^{-9}$

1.2 Skryf die volgende getalle in wetenskaplike notasie:

1.2.1 5 330 110 000 000 000 000

1.2.2 0,000 000 000 000 000 013 104

1.3 Doen die volgende berekeninge en skryf jou antwoord in wetenskaplike notasie:

1.3.1 $(6{,}148 \times 10^{11}) \times (9\ 230\ 220\ 000\ 000\ 000)$

1.3.2 $(1{,}767 \times 10^{-6})$ □ $(6{,}553 \times 10^{-4})$

2. Eksponente

Vereenvoudig en laat antwoorde sonder negatiewe eksponente.

(Moenie ‘n sakrekenaar gebruik nie.)

2.1 3a2xy3ab2x2y3 2.2 a0b0c36c2ab3c52×23a2c304abc2×18b42a3c42

3. Substitusie

3.1 Vereenvoudig: $2x^2y^3 + (xy)^2 - 4x$

3.2 Bereken die waarde van $2x^2y^3 + (xy)^2 - 4x$ as $x = 4$ en $y = -2$

4. Formules

Die formule vir die oppervlakte van ‘n sirkel is: opp. $= \pi r^2$ (r is die radius).

4.1 Bereken die oppervlaktes van die volgende sirkels:

4.1.1 ‘n Sirkel met radius = 12 cm; benader antwoord tot 1 desimale plek.

4.1.2 ‘n Sirkel met ‘n deursnit van 8 m; benader tot die naaste meter.

TOETS – Memorandum

1.1.1 240 500 000 000 000 000

1.1.2 0,000 000 006 55

1.2.1 $5,330\ 110 \times 10^{18}$

1.2.2 $1,3104 \times 10^{-17}$

1.3.1 $6,148 \times 10^{11} \times 9,23022 \times 10^{15}$

$= 6,148 \times 9,23022 \times 10^{11} \times 10^{15}$

$\approx 56,74 \times 10^{26}$

$= 5,674 \times 10^{27}$

1.3.2 $1,767 \times 10-66,553 \times 10-4 = 1,7676,553 \times 10-6-(-4) \approx 0,26 \times 10^{-2} = 2,6 \times 10^{-1}$

2.1 $3^4a^5x^7y^4 = 81a^5x^7y^4$

2.2 c3 × 2 × 18a6b4c86a2b6c12 × 4abc2 = 36a6b4c1124a3b7c14 = 3a32b3c3

3.1 $2x^2y^3 + x^2y^2 - 4x$

3.2 $2(4)^2(-2)^3 + (4)^2(-2)^2 - 4(4) = 2(16)(-8) + (16)(4) - 16 = -256 + 64 - 16 = -208$

4.1.1 opp $= \pi \times 12^2 = 452{,}38934\ldots \approx 452{,}4$ cm$^2$

4.1.2 opp $= \pi \times 4^2 = 50{,}26548\ldots \approx 50$ m$^2$

Memoranda

KLASWERK

Die leerders behoort reeds die werk in die eerste deel te ken. Diegene wat nog nie die eenvoudige eksponentwette ken nie, kan dit nou bemeester. Vir die ander dien dit as hersiening met die oog op die nuwe werk in die tweede deel.

1.1 $4 \times 4 \times 4$ $(p+2) \times (p+2) \times (p+2) \times (p+2) \times (p+2)$ ens.

1.2 $7^4y^5$ ens.

1.3 $(-7)^6 = 7^6$ , dus $(-7)^6 \neq -7^6$ ens.

2.1 $7^{14}$ $(-2)^{17} = -2^{17}$ ens.

3.1 $a^{6-y}$ $3^2$ $(a+b)^{p-12}a^0$

4.1 $a^5a$ ens.

TUTORIAAL

Die tutoriaal word in die klas in stilte in ‘n beperkte tyd gedoen. Aanbeveling: Sien dit onmiddelik na – dalk kan leerders mekaar se werk nasien.

Antwoorde: 1. $a^3$ 2. $xy$ 3. $a^6b^8c^8$ 4. $a^8b^6$ 5. $4x^8y^9$ 6. 1

KLASWERK

Nuwe werk vir die meeste leerders in graad 9.

HUISWERKOPDRAG

Antwoorde: 1. $18x^6y^7$

2. $24x^{11}y^3$

3. 0

4. $32a^6b^{14}c^{14}d^{11}$

5. 16x10y12

6. 1 7. 108y5x

KLASWERK

Substitusie veroorsaak heelwat probleme omdat dit so maklik lyk. Leerders wat stappe uitlaat (of nie

neerskryf nie) maak dikwels eenvoudige foute. Verplig leerders om hakies te gebruik.

2. Hulle behoort te besluit dat vereenvoudiging eers behoort te geskied – dit is immers waarom ons hulle leer om te vereenvoudig.

3.1 26 cm

3.2 229,5 $cm^2$

3.3 $\approx 1{,}45 \times 10^{15}$

1.1 Werk in ’n groep, maar begin eers alleen. Trek drie reghoekige driehoeke van verskillende vorms en groottes. Werk so akkuraat moontlik. As jy op blokkiespapier werk, is dit baie makliker. Werk nou nog *meer* akkuraat en meet die drie sye van elke driehoek. Werk tot die naaste millimeter. Vul die eerste drie rye van die tabel in. Gebruik nou ’n sakrekenaar om die tabel te voltooi.

| | SIMBOOL | DRIEHOEK A | DRIEHOEK B | DRIEHOEK C |
|---|---|---|---|---|
| Lengte van die kortste sy | a | .................... | .................... | .................... |
| Lengte van middelste sy | b | .................... | .................... | .................... |
| Lengte van die langste sy | c | .................... | .................... | .................... |
| Kwadraat van lengte van kortste sy | $a^2$ | .................... | .................... | .................... |
| Kwadraat van lengte | $b^2$ | .................... | .................... | .................... |

| | | |
|---|---|---|
| van middelste sy | | |
| Som van die boonste twee kwadrate | $a^2 + b^2$ | ................................................................ |
| Kwadraat van lengte van langste sy | $c^2$ | ................................................................ |

1.2 Daar behoort iets aan te gaan met die waardes in die gemerkte blokkies. In die groep, skryf neer presies wat julle waarneem en (as julle kan) wat die rede is.

2. Neem drie lyne:

3 eenhede 4 eenhede 5 eenhede

en drie vierkante:



9 eenhede²



16 eenhede²



25 eenhede²

- ’n Mens kan die drie gegewe lyne gebruik om ’n reghoekige driehoek te vorm.

Uitknipwerk:

2.1 Kan ’n mens die drie gegewe vierhoeke ook gebruik om ’n driehoek te vorm?

3. Som die uitslag van hierdie ondersoek netjies op.

einde van ONDERSOEK

Die Stelling van Pythagoras lui:

- *In ’n reghoekige driehoek is die kwadraat van die skuinssy se lengte gelyk aan die som van die kwadrate van die lengtes van die ander twee sye.*

Die belangrikheid van die Stelling van Pythagoras is dat ons dit op twee maniere gebruik: Eerstens, as ons weet dat ’n driehoek reghoekig is, dan kan ons iets belangriks sê oor die lengtes van die sye. Tweedens, as ons weet dat die drie sye van ’n driehoek die gegewe verband met mekaar het, dan moet die driehoek reghoekig wees.

KLASWERK

1. Ons benoem driehoeke soos volg:

- Verwys na die skets hierlangs.




- Die drie hoekpunte kry hoofletters as name. ($A$, $B$ en $C$)
- Die sye kan benoem word as die twee hoekpuntewaartussen die sy lê ($AB$, $BC$ en $AC$), of kleinletterskan gebruik word, dikwels dieselfde kleinletter as diehoekpunt oorkant die sy ($a$, $b$ en $c$).

- Ons werk hier met reghoekige driehoeke, maar hierdiebenoeming werk vir ander driehoeke ook.




- Ons gebruik dieselfde letters vir *beide* die naam van 'n sy *en* vir die lengte van die sy.
- Bv. $PR = 3{,}5$ cm of $r = 5$ cm.$\Delta PRS$ beteken:

driehoek*PRS*

**ONTHOU** om altyd 'n liniaal te gebruik vir mooi sketse!

- In die volgende oefeninge is die eerste probleem telkens 'n voorbeeld.

2. *Probleem*: Driehoek *AEH* het 'n regte hoek by *H*.$AH = 6$ cm en $EH = 8$ cm.Maak 'n skets (nie akkuraat nie) van die driehoek engebruik die Stelling van Pythagoras om die lengte vansy *AE* te bereken.

*Oplossing*: Omdat ons weet dat die driehoek 'nregte hoek het, mag ons sê dat $AE^2 = AH^2 + EH^2$ (of: $h^2 = e^2 + a^2$ )




Substitusie:$AH^2 + EH^2 = (6)^2 + (8)^2 = 36 + 64 = 100$ cm$^2$ As, dus, $AE^2 = 100$ cm$^2$ , dan is *AE* 10 cm.

2.1 Bereken die derde sy van die volgende driehoeke:

2.1.1 $\Delta DEF$ met □$D$ ’n regte hoek en $e = 5$ mm en $f = 12$ mm

2.1.2 $\Delta XYZ$ met □$Y$ ’n regte hoek en $x = 3$ cm en $y = 5$ cm.

3. *Probleem*: Wat is die lengte van die kortste sy ($b$) van die reghoekige driehoek $ABC$ as die ander twee sye 6 cm en 9 cm is? □$C$ is die regte hoek.

*Oplossing*: In ’n reghoekige driehoek is die langste sy altyd die skuissy, naamlik die sy oorkant die regte hoek. Ons moet dus die Stelling van Pythagoras in sy ander vorm gebruik.

- As $b$ die kortste sy is, en □$C$ ’n regte hoek, dan is $c$ die langste sy. Gebruik dus:

$b^2 = c^2 - a^2$ (let op waar $b^2$ is, en dat ons aftrek)

$b^2 = (9)^2 - (6)^2 = 81 - 36 = 45$ cm$^2$ Sakrekenaar tyd!

$b^2 = 45$. Gebruik die – knoppie op die sakrekenaar om $b$ se waarde te kry.

- Jou sakrekenaar gee die antwoord: $b = 6{,}7082039\ldots$ ensovoorts. Maar maak dit sin om dit as ’n antwoord te gee? Bespreek gerus of

die benaderde (afgeronde) antwoord, naamlik 6,7cm, aan ons vereistes voldoen.

3.1.1 Bereken die skuissy van 'n driehoek met die lengtes van die ander twee sye albei gelyk aan 9 cm. (Benoem die driehoek self.)

3.1.2 $\Delta PQR$ is reghoeking en gelykbenig. Bereken die lengte van *PR*, as die skuinssy 13,5 cm is.

4. *Probleem*: Is $\Delta GHK$ reghoekig as $GK = 24$ cm, $GH = 26$ cm en $HK = 10$ cm is?

*Oplossing*: In hierdie probleem weet ons wat *al drie* die sylengtes is. As ons wil weet of dit 'n reghoekige driehoek is, moet ons bevestig dat $(\text{skuinssy})^2 = (\text{een sy})^2 + (\text{ander sy})^2$ .

Die skuinssy is altyd die langste. Ons gebruik 'n spesifieke metode as ons 'n antwoord moet *bevestig*. Ons werk die linkerkant van die vergelyking en die regterkant apart uit. So:

- Linkerkant $= (\text{skuinssy})^2 = 26^2 = 676 \text{ cm}^2$
- Regterkant $= (\text{een sy})^2 + (\text{ander sy})^2 = 24^2 + 10^2 = 576 + 100 = 676 \text{ cm}^2$
- Omdat die linkerkant en die regterkant gelyk is, is die driehoek wel reghoekig.

- Is dit moontlik om te besluit watter hoek die regte hoek moet wees? Antwoord self!

4.1 Is die driehoeke met die volgende sylengtes reghoekig? Watter hoek is die regte hoek?

4.1.1 $a = 30$ mm, $b = 40$ mm en $c = 50$ mm.

4.1.2 $p = 8$ cm, $q = 13$ cm en $r = 15$ cm.

4.1.3 $MN = 15{,}56$ cm, en $NP = MP = 11$ cm.

einde van KLASWERK

HUISWERKOPDRAG

1. Bereken die derde sy van die volgende driehoeke:

1.1 $\Delta ABC$ met □$C = 90^\circ$ en $b = 5$ mm en $c = 13$ mm

1.2 $\Delta MNO$ met □$O$ die regte hoek en $m = 6$ cm en $n = 8$ cm.

2. Vind uit of die volgende driehoeke reghoekig is, en watter hoek $90^\circ$ is.

2.1 $a = 9$ mm, $b = 11$ mm en $c$ 13 cm

2.2 $XZ = 85$ mm, $XY = 13$ mm en $YX = 86$ mm.

einde van HUISWERKOPDRAG

Die verband tussen wortels en eksponente

KLASWERK

1. Agt van die vergelykings in hierdie lys moet in die tweede ry van die tabel onder die vergelyking in die boonste ry wat die beste pas, ingevul word.

25 = 5 ; b = b2 ; 9 = 3 ; 646 = 2 ; a33 = a ; 83 = 2 ;

814 = 3 ; 64 = 8 ; 49 = 7

| Eksponent-vorm | 2 3 = 8 | 9 = 3 2 | 25 = 5 2 | 7 2 = 49 | 3 4 = 81 | b × b = b 2 | 64 = 2 6 | a × a × a = a 3 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Wortelvorm | ........ | ........ | ........ | ........ | ........ | ........ | ........ | ........ |

2. Hoe om wortelvorme te vereenvoudig. Voorbeeld: 2ab3c × 8abc5.

- Die belangrikste stap is om die uitdrukking onder die wortelteken so eenvoudig moontlik as produkte van magte te skryf: 2ab3c × 8abc5 = 24a2b4c6.
- Ons soek 'n vierkantswortel – nou groepeer ons vierkante: 24a2b4c6 = 22ab2c32
- en verwyder wortelteken, dus: 2ab3c × 8abc5 = 22ab2c32 = 22ab2c3 = 4ab2c3

- Nog ’n voorbeeld: 16x2y52x2y3

- Skryf as produkte van magte: 16x2y52x2y3 = 24x2y52x2y3 = 25x4y63
- Omdat ons die derdemagswortel soek, groepeer ons derdemagte: 25x4y63 = 23x3y622x13 = 2xy234x3
- Die wortelvorm oor die deel wat vereenvoudig kan word, word verwyder. 2xy234x3 = 2xy24x3
- Die vereenvoudigde deel is ’n koëffisiënt; die res bly as ’n wortelvorm.

Let op dat ons dit net kan doen as ons faktore in die wortel het; m.a.w. ons kan dit nie doen as ons ’n somuitdrukking het nie.

- Vereenvoudig hierdie wortelvorme so ver moontlik:

2.1 25a5b3c2 2.2 81x9y123 2.3 16a + b2

einde van KLASWERK

VERRYKINGSOPDRAG

1. Soos jy gesien het, het die meeste reghoekige driehoeke *nie* sye met natuurlike getalle as lengtes nie. Daardie reghoekige driehoeke wat wel natuurlike getalle as sylengtes het, is egter baie interessant. Die bekende (3 ; 4 ; 5)-driehoek is een van hulle. Ons noem hierdie groepe van drie getalle

*Drietalle van Pythagoras*.

1.1 Neem groepe van drie getalle uit die volgende lys en probeer om al die drietalle van Pythagoras te kry.

3 ; 4 ; 5 ; 12 ; 13 ; 35 ; 36 ; 37 ; 77 ; 84 ; 85

einde van VERRYKINGSOPDRAG

Daar is baie verskillende maniere om die Stelling van Pythagoras te bewys.

- ’n Wiskundige in Amerika het, as ’n stokperdjie, soveel bewyse bymekaargemaak (meer as vier honderd) dat hy ’n boek gepubliseer het wat net uit die bewyse bestaan.

## Assessering

| |
|---|
| LU 4 |
| MetingDie leerder is in staat om gepaste meeteenhede, -instrumente en formules in ’n verskeidenheid kontekste te gebruik. |
| |

Ons weet dit as die leerder:

4.1 verhoudings en koersprobleme wat tyd, afstand en spoed behels, oplos;

4.2 probleme oplos – insluitende probleme in kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van menseregte, sosiale, ekonomiese, kulturele en omgewingsake te bevorder – wat bekende meetkundige figure en driedimensionele voorwerpe in ‘n verskeidenheid meetkontekste behels, deur die volgende te doen:

4.2.1 meet noukeurig en kies meetinstrumente wat geskik vir die probleem is;

4.2.2 skat en bereken noukeurig;

4.2.3 kies en gebruik geskikte formules en meeteenhede;

4.3 die ontwikkeling van meetinstrumente en konvensies deur die geskiedenis heen in verskillende kulture beskryf en illustreer;

4.4 die stelling van Pythagoras gebruik om probleme op te los wat ontbrekende lengtes in bekende meetkundige figure en driedimensionele voorwerpe behels.

## Memorandum

TOETS

Waar toepaslik, gee antwoorde benaderd tot 1 desimale plek.

1. Skryf die Stelling van Pythagoras volledig in woorde neer.

2. Bereken die skuinssy van $\Delta ABC$ as hoek A ‘n regte hoek is en $b = 15$ mm en $c = 20$ mm.

3. $\Delta PQR$ het ‘n regte hoek by $R$. $PR = QR$. Bereken die lengte van sye $PR$ en $QR$ as $QP = 15$ cm.

4. Is $\Delta DEF$ reghoekig as $DF = 16$ cm, $DE = 14$ cm en $EF = 12$ cm?

5. Watter soort driehoek is $\Delta XYZ$ as $YZ = 24$ cm, $XY = 10$ cm en $XZ = 26$ cm? Gee volledige redes.

Memorandum

1. In ‘n reghoekige driehoek is die kwadraat van die skuinssy se lengte gelyk aan die som van die kwadrate van die lengtes van die ander twee sye.

2. Skuinssy $= a$. $a^2 = 15^2 + 20^2 = 225 + 400 = 625$ $a = 25$ Skuinssy is 25 mm

3. $PR^2 + QR^2 = QP^2$ $2(PR)^2 = 15^2$ $2(PR)^2 = 225$ $PR^2 = 112{,}5$ $PR \approx 10{,}6$ cm

4. $LK = 16^2 = 256$

$RK = 14^2 + 12^2 = 196 + 144 = 340$

$LK \neq RK$, dus is $\Delta DEF$ nie reghoekig nie.

5 $LK = 26^2 = 676$

$RK = 24^2 + 10^2 = 576 + 100 = 676$

$LK = RK$, dus is $\Delta XYZ$ reghoekig met hoek $Y$ ‘n regte hoek.

6 Skryf die volgende wortelvorme in eenvoudigste vorm:

6.1 12

6.2 50a3b5

6.3 64a – 14b4

Memoranda

ONDERSOEK

- As die *a*, *b*, *c*-simbole verwarrend is, teken gerus ‘n driehoek vir leiding om die tabel te voltooi. Dit sal waarskynlik nodig wees om individuele aandag aan daardie leerders te gee wat as ‘n gevolg van swak meettegnieke nie die verwagte antwoorde lewer nie.
- Die vierkante behoort gekopieer te word sodat dit uitgeknip kan word.

2.1 Hier is die baie bekende “bewys” van die Stelling van Pythagoras. Hierdie werk word weer aangespreek waar gelykvormigheid behandel word.

KLASWERK

Dit is baie belangrik dat leerders die gewoonte ontwikkel om realistiese sketse te maak.

2.1.1 $EF = dd^2 = 12^2 + 5^2 = 144 + 25 = 169 = 13^2 d = 13$

2.1.2 $XY = 4$

3.1.1 skuinssy$^2 = 81 + 81 = 162$ skuinssy $\approx$ 12,73 cm

3.1.2 $PR^2 + RQ^2 = 2\ (PR)^2$ – gelykbenig $2(PR)^2 = 13{,}5^2 PR \approx 9{,}55$ cm

4. Om dat *GH* die langste sy is, moet dit dus die skuinssy wees – dus is *K* ‘n regte hoek.

4.1.1 $LK = c^2 = 50^2 = 2\ 500$ mm$^2$

$RK = a^2 + b^2 = 30^2 + 40^2 = 2500$ mm$^2$

$LK = RK$ dus is driehoek reghoekig; C is die regte hoek.

4.1.2 $LK = 225$ cm$^2$$RK = 64 + 169 = 233$ cm$^2$

$LK \neq RK$ dus is driehoek nie reghoekig nie.

4.1.3 $LK = 242{,}11$ cm$^2$$RK = 121 + 121 = 242$ cm$^2$

$LK \neq RK$ maar hulle is amper gelyk; hoek P is baie naby aan 90°.

HUISWERKOPDRAG

1.1 $a = 12$ mm

1.2 $o = 10$ cm

2.1 Nee

2.2 Baie naby – hoek $Z \approx 90°$

KLASWERK

Memorandum

1 64 = 8 pas nie in die tabel nie.

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| c | 9 2 | = 3 25 5 2 | = 7 2 49 | = 3 4 81 | = b | × b 64 = b 2 2 6 | = | a × a × a = a 3 |
| 8 3 2 | = 9 | = 3 25 5 | = 49 7 | = 81 4 = 3 | b 2 | = b 64 6 = 2 | | a 5 5 = a |

2.1 5a2bcab

2.2 3x3y433

2.3 $4(a+b)$

VERRYKINGSOPDRAG

- Groepeer leerders en vra hulle om mekaar se werk na te gaan en sodoende kan die hele klas uiteindelik besluit oor die antwoord.

Hoe lank is 'n stukkie tou?

# WISKUNDE

# Graad 9

# GETALLE

# Module 4

## HOE LANK IS ‘N STUKKIE TOU?

KLASWERK

1. Werk in ’n groep en beantwoord die volgende

vrae:

1.1 Hoeveel meter is ’n duisend millimeter?

1.2 In watter eenhede word die volgende hoeveelhede die beste aangedui? Party is moeilik, en julle sal moet naslaanwerk doen en die antwoord later verbeter.

1.2.1 Jou lengte.

1.2.2 Die afstand tussen ons eie son en die naaste ster.

1.2.3 Hoe lank dit neem om van Kaapstad na Kaïro te stap.

1.2.4 Die hoeveelheid melk wat jy in ’n jaar drink.

1.2.5 Die hoeveelheid vitamine C wat ’n mens daagliks behoort in te neem.

1.2.6 Die koors van ’n pasiënt in ’n hospitaal in New York.

1.2.7 Die oppervlakte van Groenland.

1.2.8 Die spoed van ’n motor wat op die oop pad ry.

1.2.9 Die hoeveelheid hout wat ’n skrynwerker op een slag bestel.

1.2.10 Die totale hoeveelheid geld wat die regering deur belasting ontvang.

einde van KLASWERK

PROJEK

Die verloop van tyd

- Ons gebruik horlosies om die verloop van tyd aan te dui.
- Doen die volgende opdragte as ’n projek. Moenie plagiaat pleeg nie.

1. Verduidelik die verskil tussen *analoë* en *digitale* horlosies.

2. Maak ’n lys van al die horlosies wat in jou huis gebruik word, en sê of hulle analoog of digitaal is.

3. Soek ten minste een ander metode wat gebruik word om tyd te meet of tyd aan te dui – een wat nie algemeen in Westerse kulture voorkom nie. Dit kan iets uit die antieke tyd wees, of iets wat in ander lande voorkom. Probeer veral om iets na te vors oor tydmeting in Afrika. Verduidelik mooi hoe dit werk.

- Die projek moet ingehandig word op: ...............................................

einde van PROJEK

HUISWERKOPDRAG

1. Voltooi enige onvoltooide gedeeltes van die klasopdrag hierbo.

2. Met watter instrumente word die volgende metings gedoen?

2.1 Jou lengte.

2.2 ’n Pasgebore baba se massa.

2.3 Die hoeveelheid melk wat by ’n dis gevoeg word as deel van die resep.

2.4 Die verf wat gebruik word om die buitekant van ’n huis te verf.

2.5 Die humiditeit in die lug.

2.6 Die spoed waarteen ’n motor beweeg.

2.7 Ons het ’n baie ingewikkelde manier om skrikkeljare te bereken. Vind uit:

2.7.1 Hoekom ons skrikkeljare nodig het, en

2.7.2 Watter jare skrikkeljare is.

einde van HUISWERKOPDRAG

Aansluiting by die wêreld – OPDRAG

